Die Koningin sit regop.
Die glimlag verdwyn van haar gesig.
Sy het beslis daardie deel gedroom, dit onthou sy nou. Aan die einde van die droom sou ’n klein dogter tjie en ’n Groot Sagmoedige Reus vir haar wys waar sy die aaklige reuse kan kry.
“Kop hou,” sê die Koningin vir haarself. “Bly kalm. Dis hier waar die droom werklikheid word.”
“U hét dit mos gedroom, nie waar nie, U Majes
teit?”
Die kamerbediende is te verslae om iets te sê, maar haar oë peul byna uit haar kop.
“Ja,” peins die Koningin, “ja, nou onthou ek. Maar hoe weet jy wat ek gedroom het?”
“Dis ’n lang storie, U Majesteit. Sal ek solank die
Groot Sagmoedige Reus roep?”
Die Koningin kyk na die kind. Die kind kyk na die Koningin, haar gesiggie ernstig en eerlik. Die Koningin weet nie mooi hoe sy dit het nie. Skeer iemand dalk die gek met haar?
“Sal ek hom laat kom, U Majesteit?” vra Sophie weer. “Ek is seker u sal baie van hom hou.”
Die Koningin haal diep asem. Sy is dankbaar dat niemand buiten die getroue Mary by haar in die kamer is nie.
“Nou goed dan,” sê sy. “Jy kan jou vriend maar roep. Nee, wag eers. Mary, ruk jou reg en gee my ka mer j as en pantoffels aan.”
Mary doen soos sy beveel is. Die Koningin klim uit die bed en trek die ligpienk kamerjas en bypassende pantoffels aan.
“Nou kan jy hom maar roep,” sê sy.
Sophie draai haar kop buitetoe en roep saggies: “GSR, die Koningin wil jou graag sien!”
Die Koningin stap na die venster en gaan langs Sophie staan.
“Klim af van die vensterbank,” beveel sy.
Sophie spring af. Mary, die kamerbediende, staan ag-ter hulle met haar hande kordaat in haar sye, en dit lyk kompleet asof sy wil sê: Ek gaan nie saamspeel met hierdie verspottigheid nie!
“Ek sien nie ’n reus nie!” sê die Koningin.
“Wag net ’n oomblikkie, U Majesteit,” vra Sophie beleef. “Ek is seker u sal sommer baie van hom hou.”
Die Koningin trek haar asem diep in.
“Sal ek haar wegneem, mevrou?” vra Mary.
“Ja, neem haar saam ondertoe en sorg dat sy ontbyt kry,” sê die Koningin.
Net toe hoor hulle ’n geruis van blare.
En daar kom die reus tussen die bome uitgeloop.
Die GSR, agt meter lank, met sy swart mantel om sy skouers en met

die lang trompet in die een hand, loop trots en regop oor die grasperk na hulle toe.
Die kamerbediende skree.
Die Koningin snak na haar asem. Sophie wuif vir hom.
Die GSR is glad nie haastig nie. Hy kom baie waardig aangestap. By die venster waar hulle hom nog aangaap, gaan staan hy en maak ’n diep buiging. Toe hy orent kom, is sy kop net mooi gelyk met die drie toeskouers by die venster.
“Majestator,” sê hy ernstig, “ek u verdienstelike die-naar.” Weer buig hy.
Vir iemand wat nog nooit vantevore ’n reus gesien het nie, is die Koningin besonder kalm. “Aangename kennis,” sê sy.
Ver ondertoe stoot ’n tuinier ’n kruiwa. Hy sien eers net die reus se bene. Toe volg sy oë die bene boontoe en sien hy die enorme liggaam. Hy klou aan die handvatsels van die kruiwa vas. Hy waggel. Hy kantel. Toe dop hy in ’n floute om. Maar niemand sien hom eens raak nie.
“O Majestator!” sê die GSR. “O Koningin! O goue Kroon! O Monargister! O Heerser! Heerser van alle heerlinge! O Sultana! Ek kom hier met my maatjie Sophie om u te gee … ”
“Wat te gee?” vra die Koningin. “Raad in tyd van siekte!” sê hy. Die Koningin lyk verbyster.
“Hy praat soms bietjie snaaks, U Majesteit,” sê
Sophie vinnig. “Hy het nooit skoolgegaan nie.”
“Dan moet ons hom skool toe stuur,” sê die Konin
gin beslis. “Hier in ons land is baie goeie skole.”
“Ek het groot geheimnisse om u te bestel, o Kroon,”
sê die GSR.
“Ek sal dit baie graag wil hoor, maar nie in my kamerjas nie.”
“Wil u eers gou aantrek, mevrou?” vra die kamer
bediende.
“Het julle twee al ontbyt gehad?” vra die Koningin.
“O, mag ons asseblief kry?” smeek Sophie. “Ek het van gister af nog niks geëet nie.”
“Ek wou my ontbyt ook graag eet,” sê die Koningin.
“Maar Mary het die skinkbord laat val!” Die kamerbediende sluk.
“Maar ek reken daar is darem nog kos in die kombuis,” sê die Koningin met ’n glimlag. Sy draai na die GSR. “Miskien wil u en u vriendinnetjie saam met my ontbyt nuttig?”
“Gaan ons viesaaklige snorkommers kry, o Kroon?”
vra die GSR.
“Waarvan praat hy?” vra die Koningin. “Dit klink vir my na ’n lelike woord. Mary,” beveel sy die kamer bediende, “bestel asseblief ontbyt vir drie. Ons sal in

… in … die balsaal eet. Dit het die hoogste plafon.” Vir die GSR sê sy: “Ek is bevrees u sal hande-viervoet deur die deur moet kruip. Ek sal iemand stuur om u die pad te wys.”

Die GSR steek sy hand deur die venster en tel Sophie op. “Ons moet eers loop,” sê hy, “sodat Haar Hooglied kan aantrek.”

“Nee,” sê die Koningin, “laat haar bly. Ons sal moet klere soek wat haar pas. Sy kan nie in haar nagjurk ont byt eet nie.”

Die GSR sit Sophie weer op die vloer neer.

“Mag ons wors eet, asseblief tog, U Majesteit?” vra
Sophie gretig. “En spek en gebakte eiers?”

“Ek dink ons kan dit reël,” sê die Koningin met ’n vriendelike laggie.

“Wag net totdat jy dit próé, GSR!” sê Sophie opgewonde. “Nooit weer hoef jy snorkommers te eet nie!”

# 20. THE ROYAL BREAKFAST

There was a frantic scurry among the Palace servants when orders were received from the Queen that a twenty-four-foot giant must be seated with Her Majesty in the Great Ballroom within the next half-hour.

The butler, an imposing personage named Mr Tibbs, was in supreme command of all the palace servants and he did the best he could in the short time available. A man does not rise to become the Queen's butler unless he is gifted with extraordinary ingenuity, adaptability, versatility, dexterity, cunning, sophistication, sagacity, discretion and a host of other talents that neither you nor I possess. Mr Tibbs had them all. He was in the butler's pantry sipping an early morning glass of light ale when the order reached him. In a split second he had made the following calculations in his head: if a normal six-foot man requires a three-foot-high table to eat off, a twenty-four-foot giant will require a twelve-foot-high table.

And if a six foot man requires a chair with a two-foot-high seat, a twenty-four-foot giant will require a chair with an eight-foot-high seat.

Everything, Mr Tibbs told himself, must be multiplied by four. Two breakfast eggs must become eight. Four rashers of bacon must become sixteen. Three pieces of toast must become twelve, and so on. These calculations about food were immediately passed on to Monsieur Papillion, the royal chef.

Mr Tibbs skimmed into the ballroom (butlers don't walk, they skim over the ground) followed by a whole army of footmen. The footmen all wore knee-breeches and every one of them displayed beautifully rounded calves and ankles. There is no way you can become a royal footman unless you have a well-turned ankle. It is the first thing they look at when you are interviewed.

'Push the grand piano into the centre of the room,' Mr Tibbs whispered. Butlers never raise their voices above the softest whisper.

Four footmen moved the piano.

'Now fetch a large chest-of-drawers and put it on top of the piano,' Mr Tibbs whispered.

Three other footmen fetched a very fine Chippendale mahogany chest-of-drawers and placed it on top of the piano.

'That will be his chair,' Mr Tibbs whispered. 'It is exactly eight feet off the ground. Now we shall make a table upon which this gentleman may eat his breakfast in comfort. Fetch me four very tall grandfather clocks. There are plenty of them around the Palace. Let each clock be

twelve feet high.'

Sixteen footmen spread out around the Palace to find the clocks. They were not easy to carry and required four footmen to each one.

'Place the four clocks in a rectangle eight feet by four alongside the grand piano,' Mr Tibbs whispered.

The footmen did so.

'Now fetch me the young Prince's ping-pong table,' Mr Tibbs whispered.

The ping-pong table was carried in.

'Unscrew its legs and take them away,' Mr Tibbs whispered. This was done.

'Now place the ping-pong table on top of the four grandfather clocks,' Mr Tibbs whispered. To manage this, the footmen had to stand on stepladders.

Mr Tibbs stood back to survey the new furniture. 'None of it is in the classic style,' he whispered, 'but it will have to do.' He gave orders that a damask table-cloth should be draped over the ping-pong table, and in the end it looked really quite elegant after all.

At this point, Mr Tibbs was seen to hesitate. The footmen all stared at him, aghast. Butlers never hesitate, not even when they are faced with the most impossible problems. It is their job to be totally decisive at all times.

'Knives and forks and spoons,' Mr Tibbs was heard to mutter. 'Our cutlery will be like little pins in his hands.'

But Mr Tibbs didn't hesitate for long. 'Tell the head gardener,' he whispered, 'that I require immediately a brand new unused garden fork and also a spade. And for a knife we shall use the great sword hanging on the wall in the morning-room. But clean the sword well first. It was last used to cut off the head of King Charles the First and there may still be a little dried blood on the blade.'

When all this had been accomplished, Mr Tibbs stood near the centre of the Ballroom casting his expert butler's eye over the scene. Had he forgotten anything? He certainly had. What about a coffee cup for the large gentleman?

'Fetch me,' he whispered, 'the biggest jug you can find in the kitchen.'

A splendid one gallon porcelain water-jug was brought in and placed on the giant's table beside the garden fork and the garden spade and the great sword.

So much for the giant.

Mr Tibbs then had the footmen move a small delicate table and two chairs alongside the giant's table. This was for the Queen and for Sophie. The fact that the giant's table and chair towered far above the smaller table simply could not be helped.

All these arrangements were only just completed when the Queen,

now fully dressed in a trim skirt and cashmere cardigan, entered the Ballroom holding Sophie by the hand. A pretty blue dress that had once belonged to one of the Princesses had been found for Sophie, and to make her look prettier still, the

Queen had picked up a superb sapphire brooch from her dressing-table and had pinned it on the left side of Sophie's chest. The Big Friendly Giant followed behind them, but he had an awful job getting through the door. He had to squeeze himself through on his hands and knees, with two footmen pushing him from behind and two pulling from the front. But he got through in the end. He had removed his black cloak and got rid of his trumpet, and was now wearing his ordinary simple clothes.

As he walked across the Ballroom he had to stoop quite a lot to avoid hitting the ceiling. Because of this he failed to notice an enormous crystal chandelier. Crash went his head right into the chandelier. A shower of glass fell upon the poor BFG. 'Gunghummers and bogswinkles!' he cried. 'What was that?'

'It was Louis the Fifteenth,' the Queen said, looking slightly put out.

'He's never been in a house before,' Sophie said.

Mr Tibbs scowled. He directed four footmen to clear up the mess, then, with a disdainful little wave of the hand, he indicated to the giant that he should seat himself on top of the chest-of-drawers on top of the grand piano.

'What a phizz-whizzing flushbunking seat!' cried the BFG. 'I is going to be bug as a snug in a rug up here.'

'Does he always speak like that?' the Queen asked.

'Quite often,' Sophie said. 'He gets tangled up with his words.'

The BFG sat down on the chest-of-drawers-piano and gazed in wonder around the Great Ballroom. 'By gumdrops!' he cried. 'What a spliffling whoppsy room we is in! It is so gigantuous I is needing bicirculers and telescoops to see what is going on at the other end!'

Footmen arrived carrying silver trays with fried eggs, bacon, sausages and fried potatoes.

At this point, Mr Tibbs suddenly realized that in order to serve the BFG at his twelve-foot-high-grandfather-clock table, he would have to climb to the top of one of the tall stepladders. What's more, he must do it balancing a huge warm plate on the palm of one hand and holding a gigantic silver coffee-pot in the other. A normal man would have flinched at the thought of it. But good butlers never flinch. Up he went, up and up and up, while the Queen and Sophie watched him with great interest. It is possible they were both secretly hoping he would lose his balance and go crashing to the floor. But good butlers never crash.

At the top of the ladder, Mr Tibbs, balancing like an acrobat, poured

the BFG's coffee and placed the enormous plate before him. On the plate there were eight eggs, twelve sausages, sixteen rashers of bacon and a heap of fried potatoes.
'What is this please, Your Majester?' the BFG asked, peering down at the Queen.
'He has never eaten anything except snozzcumbers before in his life,' Sophie explained. 'They taste revolting.'
'They don't seem to have stunted his growth,' the Queen said.
The BFG grabbed the garden spade and scooped up all the eggs, sausages, bacon and potatoes in one go and shovelled them into his enormous mouth.
'By goggles!' he cried. 'This stuff is making snozzcumbers taste like swatchwallop!'
The Queen glanced up, frowning. Mr Tibbs looked down at his toes and his lips moved in silent prayer.
'That was only one titchy little bite,' the BFG said. 'Is you having any more of this delunctious grubble in your cupboard, Majester?'
'Tibbs,' the Queen said, showing true regal hospitality, 'fetch the gentleman another dozen fried eggs and a dozen sausages.'
Mr Tibbs swam out of the room muttering unspeakable words to himself and wiping his brow with a white handkerchief.
The BFG lifted the huge jug and took a swallow. 'Owch!' he cried, blowing a mouthful across the ballroom. 'Please, what is this horrible swigpill I is drinking, Majester?'
'It's coffee,' the Queen told him. 'Freshly roasted.'
'It's filthsome!' the BFG cried out. 'Where is the frobscottle?'
'The what?' the Queen asked.
'Delumptious fizzy frobscottle,' the BFG answered. 'Everyone must be drinking frobscottle with breakfast, Majester. Then we can all be whizzpopping happily together afterwards.'
'What does he mean?' the Queen said, frowning at Sophie. 'What is whizzpopping?'
Sophie kept a very straight face. 'BFG,' she said, 'there is no frobscottle here and whizzpopping is strictly forbidden!'
'What!' cried the BFG. 'No frobscottle? No whizzpopping? No glumptious music? No boom-boom- boom?'
'Absolutely not,' Sophie told him firmly.
'If he wants to sing, please don't stop him,' the Queen said.
'He doesn't want to sing,' Sophie said.
'He said he wants to make music,' the Queen went on. 'Shall I send for a violin?'
'No, Your Majesty,' Sophie said. 'He's only joking.'
A sly little smile crossed the BFG's face. 'Listen,' he said, peering down at Sophie, 'if they isn't having any frobscottle here in the Palace, I can

still go whizzpopping perfectly well without it if I is trying hard enough.'
'No!' cried Sophie. 'Don't! You're not to! I beg you!'
'Music is very good for the digestion,' the Queen said. 'When I'm up in Scotland, they play the bagpipes outside the window while I'm eating. Do play something.'
'I has Her Majester's permission!' cried the BFG, and all at once he let fly with a whizzpopper that sounded as though a bomb had exploded in the room.
The Queen jumped.
'Whoopee!' shouted the BFG. 'That is better than bagglepipes, is it not, Majester?'
It took the Queen a few seconds to get over the shock. 'I prefer the bagpipes,' she said. But she couldn't stop herself smiling.
During the next twenty minutes, a whole relay of footmen were kept busy hurrying to and from the kitchen carrying third helpings and fourth helpings and fifth helpings of fried eggs and sausages for the ravenous and delighted BFG.
When the BFG had consumed his seventy-second fried egg, Mr Tibbs sidled up to the Queen. He bent low from the waist and whispered in her ear, 'Chef sends his apologies, Your Majesty, and he says he has no more eggs in the kitchen.'
'What's wrong with the hens?' the Queen said.
'Nothing's wrong with the hens, Your Majesty,' Mr Tibbs whispered.
'Then tell them to lay more,' the Queen said. She looked up at the BFG. 'Have some toast and marmalade while you're waiting,' she said to him.
'The toast is finished,' Mr Tibbs whispered, 'and chef says there is no more bread.'
'Tell him to bake more,' the Queen said.
While all this was going on, Sophie had been telling the Queen everything, absolutely everything about her visit to Giant Country. The Queen listened, appalled. When Sophie had finished, the Queen looked up at the BFG who was sitting high above her. He was now eating a sponge-cake.
'Big Friendly Giant,' she said, 'last night those man-eating brutes came to England. Can you remember where they went the night before?'
The BFG put a whole round sponge-cake into his mouth and chewed it slowly while he thought about this question. 'Yes, Majester,' he said. 'I do think I is remembering where they said they was going the night before last. They was galloping off to Sweden for the Sweden sour taste.'
'Fetch me a telephone,' the Queen commanded.
Mr Tibbs placed the instrument on the table. The Queen lifted the

receiver. 'Get me the King of Sweden,' she said.
'Good morning,' the Queen said. 'Is everything all right in Sweden?'
'Everything is terrible!' the King of Sweden answered. 'There is panic in the capital! Two nights ago, twenty-six of my loyal subjects disappeared! My whole country is in a panic!'
'Your twenty-six loyal subjects were all eaten by giants,' the Queen said. 'Apparently they like the taste of Swedes.'
'Why do they like the taste of Swedes?' the King asked.
'Because the Swedes of Sweden have a sweet and sour taste. So says the BFG,' the Queen said.
'I don't know whatyou're talking about,' the King said, growing testy. 'It's hardly a joking matter when one's loyal subjects are being eaten like popcorn.'
'They've eaten mine as well,' the Queen said.
'Who's they, for heaven's sake?' the King asked.
'Giants,' the Queen said.
'Look here,' the King said, 'are you feeling all right?'
'It's been a rough morning,' the Queen said. 'First I had a horrid nightmare, then the maid dropped my breakfast and now I've got a giant on the piano.'
'You need a doctor quick!' cried the King.
'I'll be all right,' the Queen said. 'I must go now. Thanks for your help.' She replaced the receiver.
'Your BFG is right,' the Queen said to Sophie. 'Those nine man-eating brutes did go to Sweden.'
'It's horrible,' Sophie said. 'Please stop them, Your Majesty.'
'I'd like to make one more check before I call out the troops,' the Queen said. Once more, she looked up at the BFG. He was eating doughnuts now, popping them into his mouth ten at a time, like peas. 'Think hard, BFG,' she said. 'Where did those horrid giants say they were galloping off to three nights ago?'
The BFG thought long and hard.
'Ho-ho!' he cried at last. 'Yes, I is remembering!'
'Where?' asked the Queen.
'One was off to Baghdad,' the BFG said. 'As they is galloping past my cave, Fleshlumpeater is waving his arms and shouting at me, "I is off to Baghdad and I is going to Baghdad and mum and every one of their ten children as well!"'
Once more, the Queen lifted the receiver. 'Get me the Lord Mayor of Baghdad,' she said. 'If they don't have a Lord Mayor, get me the next best thing.'
In five seconds, a voice was on the line. 'Here is the Sultan of Baghdad speaking,' the voice said.
'Listen, Sultan,' the Queen said. 'Did anything unpleasant happen in

your city three nights ago?'

'Every night unpleasant things are happening in Baghdad,' the Sultan said. 'We are chopping off people's heads like you are chopping parsley.'

'I've never chopped parsley in my life,' the Queen said. 'I want to know if anyone has disappeared recently in Baghdad?'

'Only my uncle, Caliph Haroun al Rashid,' the Sultan said. 'He disappeared from his bed three nights ago together with his wife and ten children.'

'There you is!' cried the BFG, whose wonderful ears enabled him to hear what the Sultan was saying to the Queen on the telephone. 'Fleshlumpeater did that one! He went off to Baghdad to bag dad and mum and all the little kiddles!'

The Queen replaced the receiver. 'That proves it,' she said, looking up at the BFG. 'Your story is apparently quite true. Summon the Head of the Army and the Head of the Air Force immediately!'

# 20. Die koninklike ontbyt

Daar is ’n groot konsternasie toe die paleisbediendes opdrag kry dat ’n agt meter lange reus binne die volgende halfuur saam met die Koningin ontbyt gaan nuttig—
Die hofmeester, ’n baie belangrike persoon by name
meneer Tibbs, is in beheer van die paleispersoneel, en hy doen sy bes onder die moeilike omstandighede. ’n Mens bereik nie so ’n hoë pos tensy jy buitengewone talente het nie - aanpasbaarheid, vindingrykheid, hand-vaardigheid, bedrewenheid, gesofistikeerdheid, wysheid, diskresie, lojaliteit en ’n hele boel ander talente wat nie ek óf julle het nie. Meneer Tibbs het hulle almal. Hy was in die spens waar hy gewoonlik soggens vroeg sy ligte biertjie drink, toe die bevel hom bereik. In ’n oog-wink maak hy die volgende berekenings: as ’n normale twee meter lange man ’n een meter hoë tafel nodig het om by te eet, het ’n agt meter lange reus ’n vier meter hoë tafel nodig.
En as ’n twee meter lange man ’n stoel met ’n half meter hoë sitplek gebruik, sal ’n agt meter lange reus ’n twee meter hoë sitplek verwelkom.
En wat die kos betref, sê meneer Tibbs vir homself,
moet alles met vier vermenigvuldig word. Twee eiers word agt. Vier stukke spek word sestien. Drie snye roosterbrood word twaalf, ensovoorts. Hierdie bereke nings word dadelik gestuur na die koninklike sjef, monsieur Papillon.
Meneer Tibbs gly deur die balsaal - hofmeesters loop nie, hulle gly liggies oor die vloer - gevolg deur ’n groot aantal lakeie. Die lakeie dra almal kniebroeke so-dat hulle pragtig geronde kuite en hulle netjiese enkels mooi kan vertoon. Daar is geen manier om ’n koninklike lakei te word tensy jy ’n goedgevormde enkel het nie. Dis die heel eerste vereiste wat gestel word.
“Stoot die vleuelklavier in die middel van die saal,” fluister meneer Tibbs. Hofmeesters verhef nooit hulle stemme bó ’n fluistering nie.
Vier lakeie skuif die klavier tot in die middel van die
saal.
“Gaan haal ’n groot laaikas en sit dit bo-op die kla
vier,” fluister meneer Tibbs.
Drie ander lakeie gaan haal ’n pragtige Chippendale-laaikas van mahoniehout en plaas dit bo-op die klavier.
“Dit sal sy stoel wees,” fluister meneer Tibbs. “Dis byna twee meter hoog. Nou moet ons ’n tafel prakseer waarby hierdie groot meneer met gemak sy ontbyt kan eet. Gaan haal gou vier van die grootste staanhorlosies. Daar is baie van hulle. Maar sorg dat elkeen ongeveer

vier meter hoog is."
Sestien lakeie fynkam die paleis vir die horlosies. Die horlosies is so swaar dat vier lakeie aan een moet dra.
"Plaas die horlosies reghoekig - twee meter by een
meter," sê meneer Tibbs in sy fluisterstem.
Die lakeie gehoorsaam.
"Gaan haal nou haastig die prins se tafeltennistafel,"
fluister meneer Tibbs.
Die tafeltennistafel word ingedra.
"Skroef die pote los en verwyder hulle," beveel me
neer Tibbs saggies. Dit word gedoen.
"Plaas nou die blad bo-op die staanhorlosies," fluis ter meneer Tibbs. Om dit reg te kry, moet die lakeie 'n trapleer gebruik.
Meneer Tibbs gaan staan 'n ent weg en aanskou hulle handewerk.
"Dis nou nie juis in die klassieke styl nie," fluister
hy, "maar vir die doel is dit heeltemal skaflik." Hy gee bevele dat 'n groot blou damas-tafelkleed oor die blad gedrapeer moet word en uiteindelik sien dit heel elegant daar uit.
Nou lyk dit asof meneer Tibbs 'n oomblik weifel. Die
lakeie staar hom aan, sprakeloos. Hofmeesters weifel nooit nie, al staar die verskriklikste probleme hulle in die gesig. Hulle moet altyd beslis en oortuigend optree.
"Messe en vurke," hoor hulle hom mompel. "Ons eetgerei sal soos spelde in sy hande wees."
Meneer Tibbs weifel egter nie lank nie. "Sê vir die hooftuinier," fluister hy dringend, "ons het onmiddellik
'n splinternuwe ongebruikte tuinvurk en graaf nodig.
Vir 'n mes gebruik ons die groot swaard wat in die woonkamer hang. Maar maak dit eers goed skoon. Dis laas gebruik om die kop van koning Karel die Eerste af te kap, en daar kleef miskien nog 'n bietjie droë bloed aan."
Toe al hierdie bevele haarfyn uitgevoer is, beskou meneer Tibbs die tafel met 'n kennersoog. Het hy dalk iets vergeet? Beslis, ja. Wat van 'n koffiekoppie vir die groot meneer?
"Gaan haal vir my die grootste beker wat julle in die kombuis kan kry," fluister hy.
'n Pragtige vyf liter porseleinwaterbeker word inge-bring en op die reuse-tafel langs die tuinvurk en graaf en die groot skerp swaard neergesit.
Dis nou vir die GSR.
Toe laat meneer Tibbs 'n klein tafel en twee stoele langs die groot tafel plaas. Dit is vir die Koningin en vir Sophie. Die feit dat die reus se tafel bo die Konin gin s'n uittroon, kan nie verhelp word nie.
Alles is net mooi gereed toe die Koningin, geklee in

’n netjiese romp en sagte woltrui, die balsaal binnekom met Sophie aan haar hand, ’n Mooi blou rokkie wat aan een van die prinsessies behoort het, is vir Sophie ge-vind, en om haar nog mooier te laat lyk, het die Konin gin ’n pragtige safflerborsspeld van haar spieëlkas ge-neem en links op Sophie se bors vasgespeld. Die Groot Sagmoedige Reus loop agterna, maar hy het ’n groot stryd om by die deur in te kom. Hy probeer hande-viervoet deurkruip. Twee lakeie stoot van agter en twee trek van voor. Na veel gesukkel is hy eindelik binne.
Hy haal sy swart mantel af, sit sy trompet neer en loop koes-koes deur die saal om nie sy kop teen die pla-fon te stamp nie. Met al die gekoes merk hy nooit die
tamaai kristalkroonkandelaar op nie. Ghwar! stamp sy
kop teen die lig. ’n Stortvloed glasstukkies val op die arme GSR.
“Kopstampers en klappertand!” skree hy. “Wat de
kloos dit?”
“Dit wás Lodewyk die Vyftiende se kroonkandelaar,”
sê die Koningin en lyk effens van stryk.
“Dis die eerste keer dat hy binne-in ’n huis kom,” sê
Sophie versigtig.
Meneer Tibbs frons. Hy beveel vier lakeie om die stukkies glas op te vee, en met ’n minagtende gebaar van die hand wys hy vir die reus dat hy bo-op die laaikas, wat bo-op die vleuelklavier rus, moet sit.
“Wat ’n wapslapperige sitplek!” roep die GSR ver—
heug uit. “Hier ek so tuis soos ’n luis in ’n huis.” “Praat hy altyd so eienaardig?” vra die Koningin.
“Ja, dikwels,” antwoord Sophie. “Die moeilikheid is dat sy woorde sommerso deurmekaar raak.”
Die GSR sit op die laaikas-klavier en kyk verbaas
rond. “Gommelastiek!” sê hy. “Wat ’n opsie-popsie ka mer! Dit so groot dat ek nabykykers en teleslope nodig het om te sien wat aan die ander kant gebeur!”
Die lakeie dra die silwerskinkborde met eiers, spek, wors en gebraaide aartappels in.
Meneer Tibbs besef vir die eerste keer dat indien hy aan die vier meter hoë tafel wil bedien - en as hofmeester is dit sy plig - hy op ’n trapleer sal moet staan. En meer nog, hy sal ’n kolossale warm bord op sy een hand moet balanseer en ’n reusagtige koffiepot in die ander
moet vashou.
Enige normale mens sou weggeskram het van so ’n taak, maar hofmeesters deins nooit vir probleme terug nie. Boontoe klim hy, hoër en hoër, terwyl Sophie en die Koningin sy vordering aandagtig dophou. Dis selfs moontlik dat hulle heimlik hoop dat hy sy balans sal verloor en op die vloer sal beland! Maar goeie hofmeesters kom dit nooit oor nie.

Op die boonste sport van die leer staan meneer Tibbs soos ’n wafferse akrobaat, skink die GSR se koffie en plaas die enorme bord kos op die tafel voor hom. Op die bord lê agt eiers, twaalf vet worse, sestien stukke spek en ’n yslike hoop gebraaide aartappels.
“Wat dit, asseblief, Majestator?” vra die GSR en kyk beleef af na die Koningin.
“Hy het nog nooit in sy hele lewe iets anders as snor
kommers geëet nie,” verduidelik Sophie, “en hulle is walglik, glo my.”
“Dit lyk darem nie asof die snorkommers sy groei
enigsins belemmer het nie,” sê die Koningin.
Die GSR gryp die tuinvurk, skep die hele kaboedel in een haal op, en stop dit in sy tamaai mond. “Stiekela-gommel!” sê hy. “Die goed laat snorkommers na drob-beldrek proesel!”
Die Koningin kyk afkeurend na hom. Meneer Tibbs
se oë is op sy tone gerig en sy lippe roer in stille gebed. “Dit ’n piepelklein byt,” sê die GSR. “Daar nog van hierdie smeklekker gulseling in die kas, Majestator?” “Tibbs,” sê die Koningin met ware koninklike gas-vryheid, “laat haal nog twaalf eiers en twintig worse vir
die meneer.”
Meneer Tibbs gly uit die saal uit, mompel onpubli—
seerbare woorde en vee sy voorkop met ’n groot wit sakdoek af.
Die GSR lig die groot beker en sluk die koffie. “Au!
Siesa! Poef!” skree hy, en ’n groot mondvol beland op die vloer. “Asseblief, Majestator, wat hierdie viesaaklige goed wat ek drink?”
“Dis koffie,” antwoord die Koningin. “Vars gemaal—
de koffie.”
“Dis vergryslik!” sê hy. “Waar die bobbelbrou?” “Die wát?” vra die Koningin uit die veld geslaan. “Smekheerlike, bruisende bobbelbrou,” sê die GSR. “Almal moet bobbelbrou drink met ontbyt, Majestator. Dan kan ons almal saam wipvonke maak ná die tyd.” “Wat op aarde bedoel hy?” vra die Koningin.
Sophie verroer nie ’n spiertjie nie, al wil sy uitbars van die lag. “GSR!” sê sy streng. “Hier is geen bobbel brou nie en wipvonke is ten strengste verbode.”
“Wat?” roep die GSR opgewonde uit. “Geen bob belbrou? Geen wipvonke? Geen luidwellende musiek? Geen boem-boem-bam?”
“Beslis nie!” sê Sophie.
“As hy wil sing, laat hy dit tog maar doen,” sê die
Koningin.
“Hy wil nie sing nie,” sê Sophie.
“Hy het tog gesê hy wil musiek maak,” hou die Ko ningin vol. “Sal ek ’n vioolspeler laat haal om hom te begelei?”
“Nee, U Majesteit,” sê Sophie, “hy maak maar ’n grappie.”

’n Ondeunde glimlag speel om die GSR se mond. “Luister,” sê hy, “as hulle nie in die paleis bobbelbrou het, kan ek nog altyd wipvonke maak as ek hard genoeg perbeer!”
“Nee,” sê Sophie benoud. “Nee, ek smeek jou, moe-nie!”
“Musiek is baie goed vir die spysvertering,” verseker die Koningin haar. “As ek in Skotland is, speel hulle altyd die doedelsakke buite die venster terwyl ek eet. Speel asseblief iets!” sê sy vir die GSR.
“Ek het Majestator se verlof,” sê die GSR, en skielik
laat hy ’n wipvonk los wat soos ’n bom ontplof.
Die Koningin wip soos sy skrik.
“Joegaai!” skree die GSR uitgelate. “Dit ’n entstof bcter as doedelsakke, nê, Majestator?”
Dit neem die Koningin ’n hele paar sekondes om tot
verhaal te kom. “Ek verkies doedelsakke,” sê sy, maar sy kan nie help om te glimlag nie.
Gedurende die volgende twintig minute word ’n hele span lakeie besig gehou met die aandra van ’n derde en
’n vierde en ’n vyfde porsie kos vir die lekkerbekkige
GSR.
Toe hy sy twee-en-sewentigste eier verorber het, sluip meneer Tibbs die saal binne. Hy gaan staan by die Koningin, buig laag af en fluister in haar oor. “Die sjef vra verskoning, mevrou, maar hy sê daar is nie meer eiers in die spens nie.”
“Wat makeer die henne?” vra die Koningin.
“Die henne makeer niks nie,” fluister meneer Tibbs.
“Sê hulle dan aan om nog eiers te lê,” beveel die Ko ningin. Sy kyk op na die GSR. “Eet maar solank roosterbrood en marmelade terwyl jy wag,” sê sy.
“Die roosterbrood is op,” sê meneer Tibbs, “en die sjef sê daar is nie meer ’n krieseltjie brood nie.”
“Dan moet hy nog bak,” sê die Koningin.
Tussendeur vertel Sophie die Koningin van haar ondervindings in Reuseland. Die Koningin is verstom en verslae. Toe Sophie klaar is, draai sy weer na die GSR, wat nou groot hompe sponskoek eet.
“Groot Sagmoedige Reus,” sê sy, “vannag het daar
die mensvretende gedrogte Engeland besoek. Kan jy onthou waar hulle die vorige nag was?”
Die GSR sit ’n hele sponskoek in sy mond en terwyl
hy kou, dink hy. “Ja, Majestator,” sê hy uiteindelik, “ek dink ek onthou. Hulle galop na Swede vir Sweedse leerderige proesel.”
“Gaan haal ’n telefoon,” sê die Koningin.
Meneer Tibbs plaas ’n telefoon langs haar op die tafel. Die Koningin tel die gehoorbuis op. “Ek wil met die Koning van Swede praat,” sê sy vir die persoon by die skakelbord.

“Goeiemóre,” sê die Koningin. “Gaan dit goed daar
by julle in Swede?”
“Vrot!” antwoord die Koning van Swede. “Daar heers groot paniek in die hoofstad. Eergisternag het ses-en-twintig van my getrouste onderdane net eenvoudig verdwyn. Die hele land is vreesbevange.”
“Jou ses-en-twintig onderdane is deur reuse opge—
eet,” sê die Koningin. “Blykbaar hou hulle van die smaak van Swede.”
“Hoekom hou hulle van die smaak van Swede?”
“Want die Swede het glo ’n leerderige smaak. Ten minste, so sê die Groot Sagmoedige Reus.”
“Ek weet nie wáárvan jy praat nie,” sê die ontstelde
Koning. “Dis nie ’n grap as mens se getroue onderdane soos springmielies wegwip nie.”
“Hulle het van my onderdane ook geëet,” sê die Koningin.
“Wie is die húlle van wie jy praat?” vra die Koning, wat nou ongeduldig raak.
“Reuse,” antwoord die Koningin.
“Luister, Elizabeth,” sê die Koning, “voel jy nie dalk sleg nie?”
“Ek het ’n moeilike tydjie agter die rug,” erken die Koningin. “Vir eers het ek ’n afgryslike nagmerrie ge-had, toe het die kamerbediende my ontbyt-skinkbord laat val, en op die oomblik sit ’n reus op my klavier.”
“Bel dadelik ’n dokter,” sê die Koning van Swede besorg. “Jy het regtig een dringend nodig!”
“Nee, ek sal regkom,” antwoord die Koningin. “Dankie vir jou hulp,” en sy sit die gehoorbuis op die mikkie terug.
“Ek wil net eers absolute sekerheid oor die saak hê voordat ek die troepe oproep,” sê sy. Weer kyk sy op na die GSR. Hy eet nou oliebolle en skoffel hulle tien op ’n slag soos ertjies in sy mond.
“Dink mooi, GSR,” sê sy, “waar was daardie aaklige reuse drié nagte gelede?”
Die GSR dink diep.
“Ha!” sê hy ná ’n rukkie. “Ek onthou.” “Waar?” vra die Koningin.
“Maputo,” sê die GSR. “Toe hulle verby my grot draf, het Hompvleisvreter geskree: ‘Ek galop na Mapu to om ma Puto en pa Puto en al tien klein Puto’s op te gopsel.”
Dadelik tel die Koningin die telefoon op. “Kry vir my die belangrikste persoon in Maputo,” sê sy. “As dit nie die President is nie, dan wie ook al in bevel is.”
Binne vyf minute sê ’n stem: “Die Burgemeester van
Maputo hier!”
“Luister, meneer Burgemeester,” sê die Koningin, “het enigiets onaangenaams drie nagte gelede in julle stad gebeur?”
“Elke nag gebeur daar onaangename dinge in die

stad," antwoord die Burgemeester. "Ons kap koppe af soos julle pietersielie opkap."
"Ek het nog nooit in my lewe pietersielie opgekap
nie," sê die Koningin. "Maar wat ek eintlik wil weet is, het enigiemand onlangs in Maputo verdwýn?"
"Ja, my oom en sy vrou," sê die Burgemeester dadelik. "Hy het drie nagte gelede sommer net verdwyn uit sy bed. Sy vrou ook én hulle tien kinders."
"Daar jy dit het!" sê die GSR, wie se wonderbaarlike ore hom in staat gestel het om die hele gesprek op die telefoon te volg. "Dis Hompvleisvreter darie. Hy't mos gesê hy gaan ma Puto en pa Puto en al tien die klein Puto's opgopsel."
Die Koningin sit die gehoorbuis terug. "Nou weet ek
verseker. Dis alles wáár wat julle my vertel het." En vir meneer Tibbs beveel sy: "Laat roep onmiddellik die Hoof van die Leër en die Hoof van die Lugmag."

# 21. THE PLAN

The Head of the Army and the Head of the Air Force stood at attention beside the Queen's breakfast table. Sophie was still in her seat and the BFG was still high up on his crazy perch.

It took the Queen only five minutes to explain the situation to the military men.

'I knew there was something like this going on, Your Majesty,' the Head of the Army said. 'For the last ten years we have been getting reports from nearly every country in the world about people disappearing mysteriously in the night. We had one only the other day from Panama …'

'For the hatty taste!' cried the BFG.

'And one from Wellington, in New Zealand,' said the Head of the Army.

'For the booty flavour!' cried the BFG.

'What is he talking about?' said the Head of the Air Force.

'Work it out for yourself,' the Queen said. 'What time is it? Ten a.m. In eight hours those nine blood-thirsty brutes will be galloping off to gobble up another couple of dozen unfortunate wretches. They have to be stopped. We must act fast.'

'We'll bomb the blighters!' shouted the Head of the Air Force.

'We'll mow them down with machine-guns!' cried the Head of the Army.

'I do not approve of murder,' the Queen said.

'But they are murderers themselves!' cried the Head of the Army.

'That is no reason why we should follow their example,' the Queen said. 'Two wrongs don't make a right.'

'And two rights don't make a left!' cried the BFG.

'We must bring them back alive,' the Queen said.

'How?' the two military men said together. 'They are all fifty feet high. They'd knock us down like ninepins!'

'Wait!' cried the BFG. 'Hold your horseflies! Keep your skirts on! I think I has the answer to the maiden's hair!'

'Let him speak,' the Queen said.

'Every afternoon,' the BFG said, 'all these giants is in the Land of Noddy.'

'I can't understand a word this feller says,' the Head of the Army snapped. 'Why doesn't he speak clearly?'

'He means the Land of Nod,' Sophie said. 'It's pretty obvious.'

'Exunckly!' cried the BFG. 'Every afternoon all these nine giants is lying on the ground snoozling away in a very deep sleep. They is

always resting like that before they is galloping off to guzzle another helping of human beans.'
'Go on,' they said. 'So what?'
'So what you soldiers has to do is to creep up to the giants while they is still in the Land of Noddy and tie their arms and legs with mighty ropes and whunking chains.'
'Brilliant,' the Queen said.
'That's all very well,' said the Head of the Army. 'But how do we get the brutes back here? We can't load fifty-foot giants on to trucks! Shoot 'em on the spot, that's what I say!'
The BFG looked down from his lofty perch and said, this time to the Head of the Air Force, 'You is having bellypoppers, is you not?'
'Is he being rude?' the Head of the Air Force said.
'He means helicopters,' Sophie told him.
'Then why doesn't he say so? Of course we have helicopters.'
'Whoppsy big bellypoppers?' asked the BFG.
'Very big ones,' the Head of the Air Force said proudly. 'But no helicopter is big enough to get a giant like that inside it.'
'You do not put him inside,' the BFG said. 'You sling him underneath the belly of your bellypopper and carry him like a porteedo.'
'Like a what?' said the Head of the Air Force.
'Like a torpedo,' Sophie said.
'Could you do that, Air Marshal?' the Queen asked.
'Well, I suppose we could,' the Head of the Air Force admitted grudgingly.
'Then get cracking!' the Queen said, 'You'll need nine helicopters, one for each Giant.'
'Where is this place?' the Air Force man said to the BFG. 'I presume you can pinpoint it on the map?'
'Pinpoint?' said the BFG. 'Map? I is never hearing these words before. Is this Air Force bean talking slushbungle?'
The Air Marshal's face turned the colour of a ripe plum. He was not used to being told he was talking slushbungle. The Queen, with her usual admirable tact and good sense, came to the rescue. 'BFG,' she said, 'can you tell us more or less where this Giant Country is?'
'No, Majester,' the BFG said. 'Not on my nelly.'
'Then we're jiggered!' cried the Army General.
'This is ridiculous!' cried the Air Marshal.
'You must not be giving up so easy,' the BFG said calmly. 'The first titchy bobsticle you meet and you begin shouting you is biffsquiggled.'
The Army General was no more used to being insulted than the Air Marshal. His face began to swell with fury and his cheeks blew out until they looked like two huge ripe tomatoes. 'Your Majesty!' he cried. 'We are dealing with a lunatic! I want nothing more to do with

this ridiculous operation!'
The Queen, who was used to the tantrums of her senior officials, ignored him completely. 'BFG,' she said, 'Would you please tell these rather dim-witted characters exactly what to do.'
'A pleasure, Majester,' said the BFG. 'Now listen to me carefully, you two bootbogglers.'
The military men began to twitch, but they stayed put.
'I is not having the foggiest idea where Giant Country is in the world,' the BFG said, 'but I is always able to gallop there. I is galloping forthwards and backwards from Giant Country every night to blow my dreams into little chiddler's bedrooms. I is knowing the way very well. So all you is having to do is this. Put your nine big bellyhoppers up in the air and let them follow me as I is galloping along.'
'How long will the journey take?' the Queen asked.
'If we is leaving now,' the BFG said, 'we will be arriving just as the giants is having their afternoon snozzle.'
'Splendid,' said the Queen. Then turning to the two military men, she said, 'Prepare to leave immediately.'
The Head of the Army, who was feeling pretty miffed by the whole business, said, 'That's all very well, Your Majesty, but what are we going to do with the blighters once we've got them back?'
'Don't you worry about that,' the Queen told him. 'We'll be ready for them. Hurry up, now! Off you go!'
'If it pleases Your Majesty,' Sophie said, 'I should like to ride with the BFG, to keep him company.'
'Where will you sit?' asked the Queen.
'In his ear,' Sophie said. 'Show them, BFG.'
The BFG got down from his high chair. He picked Sophie up in his fingers. He swivelled his huge right ear until it was parallel with the ground, then he placed Sophie gently inside it.
The Heads of the Army and the Air Force stood there goggling. The Queen smiled. 'You really are rather a wonderful giant,' she said.
'Majester,' the BFG said, 'I is wishing to ask a very special thing from you.'
'What is it?' the Queen said.
'Could I please bring back here in the bellypoppers all my collection of dreams? They is taking me years and years to collect and I is not wanting to lose them.'
'Why of course,' the Queen said. 'I wish you a safe journey.'
21. Die Plan (Operasie Reuse-jag)
Die Hoof van die Leër en die Hoof van die Lugmag staan op aandag langs die Koningin se ontbyttafel. Sophie sit ewe gedwee op haar stoel, terwyl die Groot Sagmoedige Reus op sy gekke sitplek bokant hulle al mal uittroon.

Dit het die Koningin presies vyf minute geneem om
die weermagmanne op die hoogte van sake te bring.
"Ek het gewéét daar is iets aan die gang, U Majes teit," sê die Hoof van die Leer. "Ons kry al die afgelo-pe tien jaar van regoor die wêreld verslae van mense wat op geheimsinnige wyse gedurende die nag verdwyn. Net nou die dag het ons 'n verslag uit Afrika gekry."
"Dit vir die beeste-proesel," sê die GSR dadelik. "En van Wenen, Oostenryk."
"Dit vir die worsieproesel," sê die GSR.
"Wat op aarde bedoel die kêrel?" vra die Hoof van die Lugmag ongeduldig.
"Los die raaisel maar self op," sê die Koningin.
"Hoe laat is dit? Tien voormiddag. Oor agt uur sal daardie nege bloeddorstige monsters op pad wees om nog 'n paar dosyn ongelukkige mense te verorber. Ons móét hulle keer. Ons moet vinnig optree."
"Ons sal die skarminkels bombardeer!" roep die Hoof
van die Lugmag uit.
"Ons sal hulle afmaai met masjiengewere!" skree die
Hoof van die Leër.
"Ek keur moord hoegenaamd nie goed nie," sê die
Koningin streng.
"Maar hulle is dan self moordenaars!" roep die Hoof van die Leër uit.
"Dis nog geen rede waarom ons hulle voorbeeld moet
volg nie," sê die Koningin. "Julle moet hulle lewend terugbring," beveel sy.
"Hoe?" vra die twee mans tegelyk. "Hulle is goed sewentien meter lank; en daar is nege van hulle. Hulle sal ons soos kegels omtik."
"Wag bietjie-ietsie," sê die GSR. "Stadig oor die
stene! Moenie op lol gaan. Ek dink ek weet wat te danig."
"Gee hom kans," sê die Koningin.
"Elke middag," vervolg die GSR, "al die reuse in gaapland."
"Ek verstaan die kêrel glad nie," sê die Hoof van die
Leër. "Hoekom sê hy nie wat hy bedoel nie?"
"Hy bedoel natuurlik droomland. Hulle slaap," sê die
Koningin. "Dis redelik verstaanbaar."
"So net, Majestator! My Kroon slaan die kop op die spyker! Elke middag lê die nege reuse op die grond en snorkel weg in diep slaap. Hulle rus altyd goed voor hulle weggalop om pensopstoppers te soek."
"So, wat daarvan?" sê die Hoof van die Leër.
"So, die dolsate moet wegkruip na reuse terwyl hulle nog in gaapland, en hulle arms vasmaak met sterk toue en klemmende kettings."
"Briljant," sê die Koningin.
"Dis alles goed en wel, U Majesteit," sê die Hoof van die Leër, "maar

hoe kry ons die monsters hier? Ons kan tog nie die nege reuse op trokke laai nie! Skiet hulle op die plek dood, dis wat ék sê!”
Die GSR kyk van sy hoë sitplek op hulle af en vra
die Hoof van die Lugmag: “Het julle nie pelliehopters?”
“Probeer hy dalk onbeskof wees?” vra die Hoof van die Lugmag.
“Hy bedoel helikopters,” verduidelik Sophie.
“Nou hoekom sê hy nie so nie! Natúúrlik het ons helikopters.”
“Fantastieke groot pelliehopters?” vra die GSR.
“Báie groot helikopters,” antwoord die Hoof van die Lugmag. “Maar geen helikopter is groot genoeg om ’n reus van daardie grootte in te laai nie!”
“Jy sit horn nie binne,” verduidelik die GSR. “Jy maak hom onder pelliehopter vas soos portedo.”
“Soos wát?” vra die Hoof van die Lugmag. “Soos ’n torpedo,” verduidelik Sophie.
“Kan u dit doen, Lugmaarskalk?” vra die Koningin. “Ja, U Majesteit, ek reken ons kan,” sê die Hoof van
die Lugmag teësinnig.
“Spring dan aan die werk!” beveel die Koningin. “Daar moet nege helikopters wees - een vir elke reus.”
“Waar is hierdie plek - dié Reuseland?” vra die Hoof van die Lugmag. “Kan iemand dit op ’n wêreldkaart aandui?”
“Pêrelkaart?” vra die GSR. “Ek hoor nog nooit eergister daardie woord! Maak hierdie lugman grapperasies?”
Die Hoof van die Lugmag word pers van woede. Hy
is nie gewoond daaraan dat mense so met hom praat nie. Die Koningin, met haar gewone bewonderenswaar-dige takt en gesonde verstand, kom hulle tot hulp.
“GSR, kan jy nie vir ons min of meer sê waar hierdie
Reuseland is nie?”
“Nee, Majestator,” antwoord die GSR. “Onbemoontlik.”
“Dan is ons planne gcfnuik,” sê die Hoof van die
Leer.
“Dis onsinnig!” sê die Hoof van die Lugmag.
“Julie moenie so gou moue oprol!” betig die GSR hulle. “By die eerste hindering wat kom, skree julle soos maermerries!”
Die Hoof van die Leër (soos die Hoof van die Lug
mag) is nie gewoond aan sulke astrantheid nie. Sy gesig swel van woede en sy wange pof uit sodat hulle soos twee groot tamaties lyk. “U Majesteit,” sê hy, “ons het hier met ’n mal man te make. Ek onttrek my van hier die onsinnige operasie!”
Die Koningin, wat al gewoond is aan hulle oordrewe fyngevoeligheid, ignoreer hom. “GSR,” sê sy, “sal jy asseblief vir hierdie verbeeldinglose man presiés sê wat om te doen?”

“Plesierig, Majestator,” sê die GSR. “Luister mooi,
julle stewelvrekkers.”
Die twee mans is hoogs ontstoke, maar hulle luister. “Ek het nie vaagste verskil waar Reuseland lê in pê-
rel,” sê die GSR, “maar ek ken pad soontoe. Ek galop
soonweg en soontoe elke dag om my drome te blaas in klein kidderen se kamers. Sit julle nege pelliehopters in die lug en volg my galop.”
“Hoe lank sal die reis duur?” vra die Koningin.
“As ons nóú aftrek,” sê die GSR, “kom ons daar as hulle middagsnorkel.”
“Uitstekend!” sê die Koningin. Sy draai na die twee mans en beveel: “Maak gereed om dadelik te vertrek.”
Die Hoof van die Leer, wat hom nogal vervies het,
sê: “Dis alles goed en wel, U Majesteit, maar wat gaan ons met die gedrogte maak as ons hulle hierheen gebring het?”
“Moet julle nie daaroor bekommer nie,” sê die Ko
ningin vol vertroue. “Ons sal alles hier in gereedheid hê om hulle te ontvang. Maak nou gou! Weg is julle!”
’n Klein stemmetjie piep: “As ek mag, U Majesteit,
sal ek graag saam met die GSR gaan om hom geselskap te hou.”
“Maar waar gaan jy sit?” vra die Koningin.
“In sy oor,” sê Sophie. “Wys vir hulle, GSR.”
Die GSR klim van sy hoë stoel af. Hy tel vir Sophie versigtig tussen twee vingers op. Hy draai sy een wonderbaarlike oor sodat dit parallel met die vloer is en sit Sophie netjies daarin.
Die Hoof van die Leer en die Hoof van die Lugmag
se oë val byna uit hulle koppe van verbasing.
“Majestator,” sê die GSR, “ek vra baie spesinjale ding van jou.”
“Wat is dit?”
“Kan ek asseblief my drome in pelliehopters saam terugbring? Dit het jaartse en jaartse geneem om hulle te vang.”
“Natuurlik!” antwoord die Koningin. “Ek hoop julle
het almal ’n veilige reis.”
22. THE CAPTURE.
The BFG had made thousands of journeys to and from Giant Country over the years, but he had never in his life made one quite like this, with nine huge helicopters roaring along just over his head. He had never before travelled in broad daylight either. He hadn’t dared to. But this was different. Now he was doing it for the Queen of England herself and he was frightened of nobody.
As he galloped across the British Isles with the helicopters thundering above him, people stood and gaped and wondered what on earth was going on. They had never seen the likes of it before. And they never would again.

